# PROGRAM

**15 Februarie 1986**
**Witfontein distrik Bronkhorstspruit**

| | | |
|---|---|---|
| 10h00 | Opening<br>Verwelkoming | ds. C.J.J. van Rensburg<br>ds. C.L. van den Berg |
| 10h15 | Ter herdenking | prof. A.D. Pont |
| 11h00 | Onthulling van gedenkplaat | prof. J.P. Oberholzer |
| 11h15 | Klipstapeling en oorhandiging van gemeentelike dankoffers en oorkondes (Koeldrank en tee sal intussen bedien word) | Afgevaardigdes (sien bl. 2 vir die volgorde) |
| 12h30 | Kransleggings by die graf van oudl. M.J. Prinsloo | |
| 13h00 | Middagete | |
| 14h30 | Kransleggings by die graf van kmdt. S.T. Prinsloo | |
| 15h00 | Verdaging | |

Aankondiger: ds. C.L. van den Berg

**16 Februarie 1986**
**Nederduitsch Hervormde Kerk Bronkhorstspruit**

| | | |
|---|---|---|
| 09h00 | Sentrale dankdiens | prof. J.P. Oberholzer |
| 10h00 | Tee en verversings | NHSV-Bronkhorstspruit |

## VOLGORDE VAN RINGE

Potchefstroom
Rustenburg
Zoutpansberg
Pretoria
Middelburg
Heidelberg
Zeerust
Krugersdorp
Johannesburg
Germiston
Zimbabwe
Suidwes-Afrika
Bloemfontein
Pietermaritzburg
Wes-Kaapland
Maquassi
Losberg
Vereeniging
Noordelike Pretoria
Bronkhorstspruit
Trichardtsfontein
Waterberg
Heilbron
Pretoria-Noord
Bothaville
Brakpan
Roodepoort
Klerksdorp
Noord-Kaapland
Pretoria-Wes
Zuurfontein

# DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK WORD GEHANDHAAF

Vanaf 1866 het daar in die Zuid-Afrikaansche Republiek drie Hollands-Afrikaanse kerke onder die inwoners bestaan. Eerstens was daar die Nederduitsch Hervormde Kerk, wat die staatskerk was en histories en regmatig voortsetting was van die kerk wat saam met die Voortrekkers uit die Kaap gekom het en sedert 1837 onafhanklik selfstandig onder die Voortrekkers georganiseer en gehandhaaf is. Tweedens was dit die Gereformeerde Kerk wat in 1859 onder ds. Dirk Postma tot stand gekom het en derdens die Nederduitsch Gereformeerde Kerk wat in 1866 deur die optrede van ds. Frans Lion Cachet ontstaan het.

Teen die einde van 1882 het twee van hierdie kerke, naamlik die Nederduitsch Hervormde Kerk en die Nederduitsch Gereformeerde Kerk, formeel met mekaar begin onderhandel oor kerkvereniging. Die beweging tot kerkvereniging het egter sy oorsprong op die nasionaal-politieke terrein gehad. Die anneksasie van Transvaal in 1877 en die daaropvolgende Eerste Vryheidsoorlog 1880–1881 het 'n baie sterk en lewenskragtige eenheidstrewe en samehorigheidsgevoel wakker gemaak. Die nasionaal-politieke eenheidstrewe het ook na die kerklike terrein oorgespoel en daar het dit gelei tot 'n strewe na kerklike eenheid deur kerkvereniging.

So sterk was die politieke eenheidsgevoel dat die kerkvereniging deurgevoer is deur die leidinggewende meerdere kerklike vergaderings ten spyte van bedenklike gesindhede tussen die deelnemende partye en sonder om die noodsaaklike voorafgaande dieptestudie oor tersaaklike teologiese en kerkregtelike aangeleenthede te onderneem. Op 'n argelose en oppervlakkige wyse is so 'n gewigtige saak deurgedruk sonder motiewe wat suiwer Bybels-kerklik gefundeer kon word en met die oë gesluit vir wesenlike en diepgaande verskille tussen die twee kerke.

Aan die teenstemme van die twee ouderlinge van die Konsulentsgemeente van Pretoria naamlik C.J.J. Joubert en M.J. Prinsloo en protesstemme deur middel van memories van talle gemeentelede is deur die Algemene kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk geen gewig toegeken nie. Blindelings is met die kerkvereniging voortgegaan en op 7 Desember 1885 het die nuwe verenigde kerk onder die naam die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk vergader.

Die meerderheid lidmate en baie kerkraadslede was om 'n verskeidenheid redes nie vir die kerkvereniging te vinde nie. Hulle wou liewer graag die kerk van hulle vaders, die Nederduitsch Hervormde Kerk, handhaaf as die geestelike tuiste waarmee hulle tevrede was. Daar moes net êrens leiding geneem word om hulle weer saam te bind.

Hierdie leiding het van die Konsulentsgemeente van Pretoria uitgegaan.

By die konstituering van die eerste Algemene Kerkvergadering van die nuwe verenigde kerk het die voorsitter ds. A.L. Neethling in 'n doelbewuste maar baie dom en onkerkregtelike stap die naam van die Konsulentsgemeente uitgelaat. Daarmee was die Konsulentsgemeente uit die nuwe verenigde kerk uitgesluit. Hierdie optrede kon nie die gemeente doodkry nie. Inteendeel, onder die leiding van sterk figure soos C.J.J. Joubert vise-staatspresident van die Zuid-Afrikaansche Republiek, ouderling M.J. Prinsloo, kommandant Salmon Prinsloo en generaal Frans Joubert het hierdie gemeente stappe geneem wat nie alleen die gemeente nie maar die Nederduitsch Hervormde Kerk as sodanig gehandhaaf het. Formeel was die belangrikste en beslissendste van hierdie stappe die besluit van 13 en 20 Februarie 1886 te Witfontein en Rhenosterpoort onderskeidelik.

## Besluite van die vergaderings te Witfontein en Rhenosterpoort (Vredenburg) 13 tot 20 Februarie 1886

Kerkraadsvergadering, gehouden te Witfontein, district Pretoria, 13 Febaruarij 1886, des voormiddags ten 10 ure.

Tegenwoordig de Predikant Consulent G.W. Smits, van Rustenburg; de ouderlingen M.J. Prinsloo, C.J. Joubert, N.M. Viljoen, P.J. Muller; diakenen J.J. Prinsloo, A.J. de Lange, J.J. Botha. Afwezig P.C. Bronkhorst.

De vergadering wordt met gebed geopend.

Er wordt voorgelezen een brief van den Hoog Erw. Scriba der Algemeene Kerkvergadering der Ned. Herv. of Geref. Gemeenten in de Zuid Afrikaansche Republiek, dato Heidelberg 29 December 1885, behelzende het volgende:

"Voorstel van predikant van Potchefstroom, gesecondeerd door den diaken Klaassen. Deze vergadering betreurt het dat de Consulentsgemeente van Pretoria nog niet vereenigd is met de gemeente van Pretoria en verzoekt haar dringend om vóór de volgende Algemeene Vergadering de ineensmelting volgens Art. 11 te doen plaats hebben. Dit voorstel wordt in omvraag gebragt en met 30 tegen 24 stemmen aangenomen."

Nadat er vele discussiën hebben plaats gevonden neemt de kerkeraad het volgende besluit:

"Overwegende, dat door de hoog Eerw. Algemeene Kerkvergadering der Ned. Herv. of Geref. Gemeente in de Z.A.R., zitting houdende te Pretoria 7 December 1885, de Consulentsgemeente van Pretoria niet op de rij der gemeenten is geplaatst;



Ds. G.W. Smits



Diak. J.J. Prinsloo



Oudl. P.J. Muller

Overwegende, dat er bij die gelegenheid ook geene afgevaardigden door den Hoog Eerw. Voorzitter zijn opgeroepen;

"Overwegende, dat dien tengevolge ook geene afgevaardigden hebben kunnen zitting nemen, al zouden zij ook tegenwoordig zijn geweest;

"Overwegende, dat het besluit der Hoog Eerw. Algem. Kerkvergadering dato Pretoria 7 December 1885 ten eenenmale in strijd is met een schrijven van den Voorzitter en Scriba der Commissie Algem. Kerkvergadering, dato Pretoria 15 Sept. 1885, uit welk schrijven het blijkt als het gevoelen van de Hoog Eerw. Commissie dat de Consulentsgemeente niet valt onder Art. 11 der Commissiebesluiten Januarij 1885;

"Overwegende, dat ook zelfs de Scriba der Hoog Eerw. Kerkvergadering den Kerkeraad alhier niet schijnt te erkennen als te zijn: Kerkeraad van de Hervormde of van de Nederd. Herv. of Geref. Gemeente van Pretoria, onder Consulentschap van Ds. G.W. Smits, volgens opschrift van Zijn Hoog. Eerw. schrijven aan den Kerkeraad, dato Heidelberg 23 December 1885, luidende als volgt:

"'Aan den Eerw. Kerkeraad van de Consulentsgemeente van Pretoria, onder het Consulentschap van Ds. G.W. Smits.'

"Zoo besluit de Kerkeraad heden avond eene bijeenkomst te houden ten einde het gevoelen der Gemeenteleden te weten wat hun te doen staat in deze met betrekking het besluit der Hoog. Eerw. Algem. Kerkvergadering der Ned. Herv. of Geref. Gemeente, op voorstel van den predikant van P.C. Stroom, gesecondeerd door diaken Klaassen."

Men besluit verder aan den Hoog Eerw. Scriba te verzoeken om een afschrift van de Notulen van hetgeen in de Hoog Eerw. Algem. Kerkvergadering te Pretoria, 7 December 1885 gesproken is, met betrekking de Consulentsgemeente vóórdat de Hoog Eerw. Vergadering wettig geconstitueerd was.

Ingekomen een schrijven van oud-ouderling P.J.L. Venter, dato 11 Febr. 1886, luidende als volgt:

"Sandtfontein, 11 Febr. 1886.

Eerwaarde en geagte Kerkraat van Witvontijn.

Mit desen geef ik u kinnis dat ik mijn hou aan de oude grontwet dat de hervormde kerk de Staatskerk zal wezen en dat die Kerk vereenig word dan ontrek ik mij van de ander Kerk, dan sluit ik mij aan de Kerk van Witfontijn, ik kan niet opkomen, ik is al te ziek, ik hoop de gemeente zal verstaan wat de hervormde is. Christus Kerk is de ware hervormer, het is de ware Kerk van God. Ziet laat u niet verlijden.

Ik zal maar eindig met mijn zwak hand.

(Get.) P.J.L. VENTER,
Oud-Ouderling.



Diak. A.J. de Lange



Diak. J.J. Botha



Oudl. C.J. Joubert



Oudl. N.M. Viljoen

Antwoord zal Maandag gegeven worden. Daarop verdaagt de vergadering.

(Get.) G. W. SMITS,
Predikant Consulent en Voorzitter.

| | |
|---|---|
| M.J. PRINSLOO,<br>C.J. JOUBERT,<br>N.M. VILJOEN,<br>P.J. MULLER, | Ouderlingen |
| J.J. PRINSLOO,<br>A.J. DE LANGE,<br>J.J. BOTHA, | Diakenen. |

Des avonds ten 7½ ure werd dientengevolge eene Gemeente-bijeenkomst gehouden en werd den Kerkeraad het volgende Gemeentebesluit toegezonden:

Witfontein, 13 Februarij 1886.

## GEMEENTEBESLUIT

De vergadering dezer gemeente tot bespreking harer geestelijke belangen, verklaart zich onder geene omstandigheden aan een dwangbesluit te onderwerpen; en komt ten volle overeen met alle aangehaalde punten met onzen Eerw. Kerkeraad in haar besluit vervat heden avond aan ons voorgelegd.

Maakt geene objectie omtrent het niet opnemen dezer Gemeente in de rij der Gemeenten van de Ned. Herv. of Geref. Kerk.

Gevoelt ons integendeel tevreden te blijven hetgeen wij was en nu nog ben, namelijk: Ned. Herv. Deze vergadering verklaart verder, dat zij onder geene omstandigheden zullen aansluiten bij die Kerkgenootschap, waardoor inbreuk zal kan worden gemaakt op de naam en regten van de Ned. Herv. Kerk, zooals dezelve zijn neergelegd in art. 20 onzer Grondwet.

Van deze kerk onzer vaderen willen wij geen afstand doen en verzoek onze Eerw. Kerkeraad iedere geoorloofde middel in het werk te stellen en hunne uiterste best te doen, opdat dit kostbaar kleinood voor ons en onze kinderen bewaard moge blijven, belovende krachtig te zullen medewerken in alles dat onze pligt van ons vordert ter behoud van dit heerlijk doel.

Alle leden van de Ned. Herv. Kerk in de Z.A. Republiek worde door ons als zoodanige met broederlijke liefde erkend en ontvangen.

Verlangt verder dat de wetten van de Ned. Herv. Kerk voor ons zullen blijven bestaan zooals zij thans bestaan.

Namens de Gemeente hebben wij de eer te zijn,

UEerw. dw. dr. en broeders,

(Get.) S.T. PRINSLOO,
Voorzitter.
C. VERMAAK,
L.H. JACOBS,
J.H. DUVENAGE,
D.S. PRINSLOO,
P.J. MINNAAR,
L.C. GEYSER,
G.C. PRINSLOO,
Secretaris

---

Heropening der vergadering op Maandag, 15 Februarij 1886, des voormiddags ten 8 ure.

Al de leden weder tegenwoordig.

Algemeen dringt de Gemeente er bij den Kerkeraad op aan, dat de gansche notulen der Kerkeraadsvergadering van Zaturdag, 13 Februarij, alsmede dit Gemeentebesluit in de *Volksstem* zullen worden gepubliceerd, alsmede, indien mogelijk, dat er een zeker getal exemplaren zullen worden gedrukt.

De Kerkeraad gaat er toe over aan dit verzoek te voldoen en wordt aan ouderling C.J. Joubert opgedragen daarvoor te zorgen.

Niemand iets meer voor te stellen hebbende, wordt de vergadering met dankzegging gesloten.

(Get.) G.W. SMITS, Predikant en Consulent, Voorz.

M.J. PRINSLOO,
C.J. JOUBERT,
N.M. VILJOEN,
P.J. MULLER, } Ouderlingen.

J.J. PRINSLOO,
A.J. DE LANGE,
J.J. BOTHA, } Diakenen.



*Genl F.G. Joubert*

Gemeentebyeenkomst, gehouden op den 20st Februarij 1886 ter Kerkplaats Vredeburg, Consulent gemeente District Pretoria.

Aangesien dat alle de tegenwoordige ledematen van de Consulents-Gemeente voormeld, na het hooren lesen Eener brief geadresseerd aan den Eerw. Kerkeraad der Consulents Gemeente van Pretoria onder het Consulentschap van Ds. G.W. Smuts – en getekend door den Eerw. Heer N.J. van Warmelo, Scriba, zyn overeengekomen en geheel en al goedkeurd de besluit genomen door de gemeente te Witfontein den 13 Februarij 1886.

Namens de Gemeente hebben wij te eer te zijn

U Eerw. Dw. D^e^ & Broeders
(Get.) F.G. JOUBERT
S.L. RIEKERT
P.S. VERMAAK
J.N. ROETZ
M.J. PRINSLOO
D.C. MINNAAR
W.S. PORTER

aan den Eerwaarde Kerkeraad

Der Consulentschap der Nederduitsch
Hervormde Gemeente
District Pretoria

# Grepe uit die lewe van kommandant Salomon Theodorus Prinsloo 1.8.1824–18.6.1892*



*Kmdt. Salomon Prinsloo*

'n Seuntjie, die agste kind van Joachim Johannes Prinsloo en Catharina Maria van Rooyen, word vir hulle op 1 Augustus 1824 in die omgewing van George gebore. Dis 'n stewige knaap; sterk, gesond en lewendig. Die doopnaam van dié kind: Salomon Theodorus.

Op 'n dag trek die veeboer Casper Kruger oor die Prinsloo's se plaas en vra om oor te staan. 'n Geruime tydjie vertoef hulle en die twee seuntjies Paultjie (agt jaar) en Salomon (nege) word gou vriende. Daar is 'n merkwaardige ooreenkoms in postuur en gedrag – luid, haastig en selfversekerd. Die spelery van die twee loop later op 'n stoeiery uit – lag-lag – maar opeens gil klein Salomon verskrik – eina! – Paultjie het sy troefkaart gespeel: hy knyp met sy tone!

Teen die einde van Januarie 1837 staan Joachim Prinsloo se trek saam met dié van Gerrit Martiz op die Blesberg. Ook Hendrik Potgieter is daar met baie volgelinge. Daar kom dikwels wrywing tussen hierdie trekkers.

Op die trekpad sterf Erasmus Smit se seun Salomon en klein Salomon Prinsloo word soms geroep om saam met die Smitte te ry. Hy is ook drywer en touleier om die beurt vir sy pa en vir Erasmus Smit. Op hierdie trek berg-af kry hulle teëspoed toe die Prinsloo's se wa omval teen die steiltes en 'n kosbare stinkhout eetkamerstel in stukke breek.

Tydens die Zoeloe-aanval op 10 Augustus 1837 toe Joachim Prinsloo Veld-kommandant in die geveg is, help Salomon ywerig om die laer veilig te kry teen moontlike aanvalle. Hy ontwikkel tot 'n sterk en verantwoordelike seun. By die aanskoue van soveel moord en gruweldade deur die Zoeloes groei daar 'n bitter teenkanting in die blankes.

* Hierdie vertelling is hoofsaaklik gebaseer op volksoorlewering. Enkele bronne is ook geraadpleeg.

Eindelik kom die Trekkers tot stilstand. In Pieter Maritzburg word in 1840 die eerste Volksraad gekies en 'n grondwet word opgestel. Joachim Prinsloo word as voorsitter of president van die Volksraad gekies. Maar nie te lank nie of Engeland is weer op hulle spoor. Die Trekkers het gesteelde beeste gaan terugneem en Goewerneur Napier beskou dit as onredelik en 'n daad van onderdrukking en onreg. Die Volksraad kry 'n skrywe dat die beeste onmiddellik terug geneem moet word en dat Engeland weer gaan oorneem.

Die Volksraad vergader en Prinsloo en Maritz met baie aanhangers is bitter gekant teen die oorhandiging aan die Engelse. Landman pleit dat hulle nie moet bedank nie maar skaars 'n jaar na die eerste Volksraad gekies is moet hulle oorgee.

In Februarie 1842 word 'n dokument opgestel waarin die anneksasie verwerp word. Nog steeds bly Joachim Prinsloo die voorvegter vir vryheid.

Op 24 Mei 1842 raak die boere slaags met die Engelse onder Smith. Die boere kry 'n wyle die oorhand maar volg nie hulle sukses op nie. Congella word 'n neerlaag. Pretorius word daarvoor geblameer. Die boere raak verdeeld. Die boeremag is gebreek.

In Pietermaritzburg neem Cloete oor. Amnestie word aan al die boerevegters verleen, behalwe aan Joachim Prinsloo, Pretorius, Boshoff, Burger en die twee Van Breda's. Pretorius bedank as kommandant-generaal en Prinsloo en Burger as voorsitter en sekretaris van die Raad.

Prinsloo, Burger en die Van Breda's gee pad na Weenen om arrestasie te ontwyk, en om planne te maak. Nou volg 'n onderhandeling met Smellekamp met die hoop op moontlike hulp uit Nederland. Dit val ook deur die mat.

In 1843 is Joachim Prinsloo te perd saam met Burger en die twee Van Breda's Delagoabaai toe. Dit werp egter geen vrugte af nie. Onverrigter sake moet hulle omdraai en op die terugtog deur Swaziland pak die koors hulle. Twee sterf in Swaziland en Joachim Prinsloo haal net sy huis voor ook hy sterf.

Na al die neerlae, dood en vernietiging is Salomon se bitter seer hart nou net op een gedagte ingestel: Weg! Noordwaarts! Miskien na Potgieter want alles in Natal is verlore.

Ondertussen trou Salomon Prinsloo in 1945 met sy niggie Petronella Maria Prinsloo. Sy is 'n suster van Marthinus Jacobus Prinsloo, algemeen bekend as Vaal Martiens. Op 2 Maart 1846 word hulle eerste seuntjie gebore, Joachim Johannes. Hy beland onder wawiele en later is hy bekend as Kruppel Achom.

In 1848 trek Salomon Prinsloo sy waens in op Vlakfontein, 'n plaas in die latere distrik Bronkhorstspruit. Grond word afgery teen 'n uur te perd. So bekom hy hier die meer as 3 000 morg waar hy hom vestig en ywerig begin bou en plant. Nie baie jare later nie staan die adamsvye,

druiwe en baie ander soorte vrugte weelderig langs die leivore. In die vlei plant hulle tee en tabak. Die wilde-als staan groen teen die klipmure. Vlakfontein word 'n pronkplaas.

Naby die woonhuis het Marthinus Wolhuter gebou. Hy is 'n bobaas roltabak draaier en Salomon se regterhand by hierdie soort werke. "Jy moet nou jou plaas gaan afry Martiens" sê Salomon op 'n dag. "Later gaan jy nie meer grond so maklik kry nie."

"Wat-wo ek met grond maak neef Salomon, die wye aarde lê vol daarvan. Ek bly net hier" en hy versit sy pruimpie.

Dit groei tot 'n gelukkige gemeenskap. Daar is 'n kerk op Pretoria en die beskawing is gevestig. Salomon verneem dat Paul Kruger as kommandant-generaal gekies is en 'n groot opgewondenheid klop in sy hart: Die tóón-Kruger moet besoek word. In vreugde vind hulle mekaar en heel dikwels doen Paul Kruger op Vlakfontein aan. Wanneer hulle saam op die stoep sit en praat en lag kan die luide stemme ver gehoor word. Dit word oral bekend dat Salomon Prinsloo 'n vurige ondersteuner van Kruger is.

Op 'n oggend kom Salomon se vrou haastig na hom. Sy is bang en senuagtig. "My hart, hier kom vreemde ruiters oor die rant."

Hy staan vinnig op. "Sê Apools moet die hings opsaal. Ek kry net my geweer en sambok."

Die swart vurige hings staan glimmend blink in die son, proes en kap met die voorpote. Die groot man druk sy hoed op sy kop, geweer oor die skouer en sambok in die hand en driftig brom hy "Vandag voeter ek hulle!"

Toe die ruiters nader kom herken Salomon 'n vyftal ondersteuners van Stephanus Schoeman, Paul Kruger se opponent.

"More neef Salomon," sê die voorprater.

"Wat soek julle?!"

"Ons wil met neef praat oor Kruger – eintlik kom ons jou waarsku." Hulle kom nader.

Die blou oë blits nou gevaarlik.

"Luister . . . daar's niks te praat nie – kry julle ry en vinnig ook! En een wat waag om 'n poot oor hierdie watervoor te sit gaan gevoeter word . . .!"

Hulle bly huiwerig staan "Magtig kom ons ry, hierdie is 'n beduiwelde ou man!"

Die geweer kom los. Die ruiters vlieg verskrik om en die skote klap bo-oor hulle koppe!

As leiersfiguur laat hy hom dikwels geld op kerklike sowel as politieke gebied. Toe sy boesemvriend Paul Kruger na die Gereformeerde kerk oorgaan, bly hy Hervormd.

Op Pretoria kry Salomon Prinsloo later moeilikheid met ds. Begeman wat baie onsimpatiek staan teenoor die plattelandse boere. Op 20 April 1868 kry die Algemene Kerkvergadering 'n brief van kommandant

S.T. Prinsloo waarin Begeman aangekla word en daar kennis gegee word dat hulle nie meer onder ds. Begeman resorteer nie maar om 'n konsulent aansoek doen. Ds. Smits word benoem.

In November 1869 word die stigting van 'n Konsulentsgemeente goedgekeur, met nog steeds dieselfde grense as Pretoria. Stadigaan word Witfontein die middelpunt van hierdie streek. Ook die gemeentelike saamkomplek by Rhenosterpoort brei uit.

Met die kerkvereniging wil hierdie mense gladnie saamgaan nie. Herhaaldelike pogings word aangewend om kerklike samesmelting te bewerkstellig, maar dit misluk.

Op sy plaas is Salomon Prinsloo die driftige, haastige en gedugte baas, wat geen slap knieë en leë hande duld nie. Streng maar regverdig. 'n Luide kwaai stem maar 'n teer hart as die kleintjie op sy knie sit en sy groot hand liefderik deur die syerige haartjies streel. Gevrees en tog bemind deur almal.

Vir die egpaar is daar sewe kinders gebore. Aletta sterf op 16 jarige ouderdom. Sy dogter Petronella (Pietjie) trou met Stil Hendrik, seun van Vaal Martiens, en sy seun Gert trou met Nellie die dogter van Vaal Martiens.

Op 20 November 1891 groet sy seun Naas en vertrek met sy vrou en vier minderjarige kinders. Hulle is op pad terug na Vaalpan waar hulle woon. In die dieperige drif deur Bronkhorstspruit bly die wa staan en die osse raak deurmekaar. Met die uiterste inspanning kry Naas die wa eindelik deur, maar gaan sit uitgeput teen die wal. Verdwaas kom sy vrou en kinders 'n wyle later by die ouer broer Kruppel Achom aan: Naas sit nog daar – hartverlamming. In sy diep verdriet oor die skielike heengaan van 'n geliefde seun raak Salomon al hoe stiller.

Op 13 April 1892 sterf sy beste vriend en swaer Vaal Martiens Prinsloo en sy belangstelling in alles rondom hom sterf saam. Op 18 Junie 1892 vra hy sy familie om asseblief op te hou huil en liewers uit sy kamer te gaan, sodat hy in vrede kan sterf. 'n Vreeslose mens in lewe en in dood!

Na al die omswerwinge en die lang trekpad en ontberinge rus hy onder die Rooirant op Vlakfontein. Ons, sy nageslag, groet in diepe eerbied en bewondering die groot mens wat hier sy staanplek kom vind het.

Lien van der Merwe

# Enkele biografiese gegewens oor ouderling Marthinus Jacobus Prinsloo


*Oudl. M.J. Prinsloo*

Marthinus Jacobus Prinsloo is op 22 Mei 1821 gebore in die distrik George. Hy was die vyfde kind van Joachim Johannes Prinsloo en Hester Geertruida van Rooyen.

As jong seun maak hy die trek mee na Natal. Teen die einde van die veertigerjare van die vorige eeu trou hy met Hester Maria Prinsloo, 'n dogter van Nicolaas Marthinus Prinsloo en Martha Magdalena Rossouw. Die plek van die huwelik is onseker en word in die sterfkennis van Hester Maria Prinsloo aangedui as die Oranje Vrystaat of Natal.

Nadat die Engelse Natal geannekseer het, trek hy saam met 'n groot groep van die Prinsloo's na Platberg in die distrik Harrismith. Teen die einde van die vyftigerjare trek die groep na Transvaal. Marthinus Prinsloo word die eienaar van die plaas Witfontein waar hy hom vestig en sy lewe lank woon.

Vaal Martiens soos hy in die daaglikse omgang bekend gestaan het, se rol in die kerkgeskiedenis is goed bekend. Hy is gekies as ouderling en sy plaas het gou 'n saamtrekpunt geword van lidmate wat oos van Pretoria gewoon het. Hy het grond aan die Konsultentsgemeente geskenk vir die oprigting van 'n kerkgebou en pastorie. Die bekende sinkkerk is in 1883 op sy plaas opgerig. Volgens oorlewering het hy ook aan die gemeente 'n aansienlike som geld geleen, aanvanklik rentevry. Vaal Martiens het met die kerkvereniging in 1885 'n belangrike rol gespeel in die handhawing van die Nederduitsch Hervormde Kerk. Hy het die vereniging as 'n onbekookte saak beskou en geweier om daaraan mee te doen. Selfs toe Krisjan Joubert op 'n stadium moed opgegee het, het hy voet by stuk gehou en vas gestaan. Die beeld van Vaal Martiens Prinsloo wat uit geskrifte en familie-oorlewering na vore kom is dié van 'n diep gelowige, besadigde en koersvaste man.

Uit sy huwelik met Hester Maria Prinsloo is nege kinders gebore. Die bekendstes van hulle was Joachim Johannes (Achom Rooirant) wat veldkornet was vir die wyk Bronkhorstspruit, en Nicolaas Marthinus wat vir baie jare ouderling was op Bronkhorstspruit en ook lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering.

Uit Vaal Martiens Prinsloo se boedel is dit duidelik dat hy 'n vermoënde man was: Hy het nege plase of gedeeltes van plase besit toe hy oorlede is. Sy boedel is vir meer as vier duisend pond gewaardeer.

Marthinus Jacobus Prinsloo is op sewentigjare ouderdom oorlede op sy plaas Witfontein. Hy is sowat agt honderd meter noordoos van sy opstal in die plaaskerkhof begrawe. Op sy grafsteen staan daar:

Hier Rust
Martinus Jacobus
Prinsloo
Geboren 22$^{en}$ Mei 1821
Overleden 13$^{en}$ April 1892

Neem dan vrij mijn stof o aarde!
Tot het stof dat gij bedekt;
Eens herrijs ik weer in waarde
Door Gods almagt opgewekt
Jesus zal zijn woord dan staven
Hij beheerscht het stof der graven
Wie in Hem gelooft verbeid
Leven en onsterflijkheid.

Sy weduwee is op 28 Augustus 1901 oorlede in die Konsentrasiekamp op Balmoral.

*A.P.B. Breytenbach*

# Die ark van die Hervormde Kerk

Die sinkkerk wat op Witfontein, die plaas van ouderling Vaal Martiens Prinsloo opgerig is, het in die volksmond die naam "ark van die Hervormde Kerk" gekry. Dit is volkome begryplik as 'n mens in ag neem dat dit die sentrum was van verset teen die ondeurdagte kerkvereniging in 1885. Die sinkkerk was ook in die ontstuimige jare ná die kerkvereniging die saamkomplek vir baie lidmate wat die tradisies en eie styl van die Hervormde Kerk wou handhaaf.

Die sinkkerk se hoeksteen is op 3 November 1883 gelê deur ds. N.J. van Warmelo. Daar was klaarblyklik nie 'n inskripsie op die hoeksteen nie. Die banke wat in die kerk gebruik is, is van Beukehout en is volgens oorlewering uit Holland ingevoer. Die banke is nog steeds in gebruik in die kerk en saal van die gemeente Bronkhorstspruit. Dié veertig banke bied baie ruim sitplek aan twee honderd en veertig mense. Ons kan dus aanvaar dat die sinkkerk met gemak twee honderd en vyftig mense kon huisves. Die preekstoel van die ou kerkgebou staan tans in die kerkargief in Pretoria.

Daar is baie interessante volksvertellings oor dié sinkkerk in omloop. Toe die Tweede Vryheidsoorlog uitgebreek het, het ouderling N.M. Prinsloo en meneer N.M.J. van Rensburg die dokumente en kerklike stukke uit die kerk geneem en weggesteek in 'n klipskeur waar Bronkhorstspruitdam vandag is. Dié oorspronklike dokumente het ongelukkig in die vyftigerjare verlore geraak. Toe die boere van die omgewing ná die oorlog teruggekeer het na hulle plase is daar op hulle geskiet toe hulle naby die kerk kom. Hulle moes noodgedwonge agter die kerk invlug. By nadere ondersoek het dit geblyk dat 'n swarte wat vir die Engelse geveg het, en homself op die Witrant suid van die kerk versteek het, vir die skote verantwoordelik was. Omdat die plaashuise na die oorlog afgebrand was, het 'n hele paar gesinne uit die omgewing tydelik hulle intrek in die kerk geneem.

Met die skoonmaak en omheining van die fondament van die ou sinkkerk het 'n paar interessante dinge aan die lig gekom: Die fondament is sommer bo-op die grond gelê. Dit is gebou met ongekapte klip uit die Rooirant noord van die kerk. Met die opstel van 'n bukswaterpas het dit geblyk dat die noordelike deel van die fondament slegs twee sentimeter laer is as die suidelike deel! Verder is daar 'n klein deeltjie van die oorspronklike leiklipvloer ontdek. Daarby het 'n verbindingsmuur wat voorheen nie sigbaar was nie, aan die lig gekom. Dit het ook duidelik geword dat die fondament buite met messelklei van kalk afgepleister was. Dele van dié wit pleister is nog sigbaar. Die bosveldpale wat ongeveer elke twee meter uitmekaar ingeplant is om die houtraamwerk van die singebou te dra, is na 'n eeu nog merkwaardig stewig!

Op die oorspronklike grondvlak langs die fondament is sinkskroewe, wassers, vierkantige spykers, stukkies gebreekte glas en leiklip gevind, asook gebruiksartikels soos die roostertjie van 'n pyp, hempsknope, 'n kenteken met 'n perdeskoen en fakkels op, patroondoppies en selfs 'n onafgevuurde patroon.

Met die uitsondering van die fondament is die hele sinkkerk in 1905 afgebreek en na Bronkhorstspruit verskuif. Die fondament van dié "nuwe" sinkkerk is op 3 Augustus 1905 gelê deur ouderling A.D.W. Wolmarans.

Baie lidmate het in die verlede al die begeerte uitgespreek dat daar iets gedoen moet word aan die fondament van dié historiese kerkgebou. In 1957 skryf N.M. Prinsloo byvoorbeeld die volgende oor Witfontein in Ons Kwartaalblad (amptelike orgaan van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Bronkhorstspruit).

"Sover Witfontein betref, was daar reeds deur skrywer (onder aandrang van wyle ds. J.J. Prinsloo) onderhandelings met die vroeëre eienaar .... Hy het dit as kerkeiendom beskou, en bereidwillig toegestem dat daar 'n gedenkteken op die ou fondament opgerig word en dit afgekamp word."

Hierdie ideal is op 15 Februarie 1986 verwesenlik.



*Die sinkkerk op Bronkhorstspruit met die huidige kerkgebou in die agtergrond (± 1913)*

# REËLINGSKOMITEES

Namens die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering

Proff. A.D. Pont (Sameroeper)
S.J. Botha
A.P.B. Breytenbach
P.G. Nel
Ds. C.L. van den Berg
Mnre. A.B. van N. Herbst
L. de Munnik
F.S. van Rensburg (Sekretaris)

Namens die gemeente Bronkhorstspruit

Prof. A.P.B. Breytenbach (Sameroeper)
Ds. C.J.J. van Rensburg
Mnre. L.J. Viljoen (Sekretaris)
J.H.P. Snyman
P.C.P. Bezuidenhout
J.P. Prinsloo
Mev. B.H.F. van der Merwe

Argitek
Alvin Roon van die firma Roon en Henkel

